SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 10 AUGUSTUS 2003

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

In die nuus vandag:

GRAHAM ZS6GHJ VERKIES AS PRESIDENT

DAVE LONG ZS5FR DIE SIEMENS RADIO AMATEUR VAN DIE JAAR

SARL VERGADER MET ICASA

SPESIALE VROUEDAG INTEGET

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL-webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio op die webwerf van die SARL te plaas by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL.

Die nuus volg in besonderhede:

GRAHAM HARTLETT ZS6GJH VERKIES AS PRESIDENT

Tydens 'n Raadsvergadering gehou per telekonferensie op Dinsdagaand 5 Augustus 2003, is Graham Hartlett ZS6GJH eenparig verkies as President van die SARL. Graham neem by Hans Potgieter ZS6ALJ, wat einde Julie bedank het, oor. Peter Hers ZS6PHD is verkies as die nuwe Vise-President van die SARL. SARLNuus sê geluk aan Graham and Peter en wens hulle voorspoed toe.

DAVE LONG ZS5FR ONTVANG DIE SIEMENS RADIO AMATEUR VAN DIE JAAR TOEKENING VIR 2003

Die bevordering van satellietaktiwieteit, weersatelliete as 'n opvoedkundige instrument in skole, tuiskonstruksieprojekte en werwing van universiteitstudente vir amateurradio het aan Dave Long ZS5FR die Siemens Radio Amateur van die Jaar Toekenning vir 2003 besorg. Die toekenning sal op 21 Augustus tydens 'n ontbyt in Johannesburg oorhandig word. Dave sal 'n voorlegging aan die

borge, media en genooide gaste doen oor sy projekte. Hans van de Groenendaal ZS6AKV sal 'n kort voorlegging maak oor Samestroming in Amateur Radio.

Dave sal 'n tjek van R1 500 en 'n sertifikaat van die Suid-Afrikaanse Amateur-Radio Ontwikkelingstrust ontvang, asook 'n 2003 ARRL Handboek van ECS en 'n laseraanwysingspen van Telkom.

Kaartjies vir die funksie beloop R150 per person, maar vyf SARLNuus en Amateur Radio International luisteraars kan elk 'n gratis uitnodiging wen om die funksie bytewoon. Stuur slegs jou kontakbesonderhede 'n e-pos aan saardt@intekom.co.za of per faks aan 012 991 5651. Die sluitingsdatum is Vrydag 15 Augustus 2003 waneer die gelukkige name getrek sal word.

Slegs een nominasie is ontvang vir die junior toekennig maar dit het nie voldoen aan die kriteria vir die toekenning nie. Die beoordeelaars het besluit om nie 'n toekenning te maak nie. Hulle het hul misnoë uitgespreek oor die min belangstelling vir nominasies van jongmense en die wens uitgespreek dat klubs en takke volgende jaar beter sal reageer.

SARL VERGADER MET OKOSA

Op Dinsdag 5 Augustus is 'n vergadering tussen die SARL en OKASA gehou.. Op die agenda vir hierdie vergadering is die volgende sake hanteer: die bekendstelling van die nuwe raadslede, die aanbevelings van WRC-03 en die pad voorentoe en die status van die Wysigings aan die Regulatsies soos alreeds aan OKOSA voorgehou. Amptenare van OKOSA is op hoogte gebring met die veranderings wat by die SARL plaasgevind het.

Die aanbevelings van WRC-03 en die morsekodekwessie is bespreek, met verwysing na die spoedige internasionale reaksie, die veranderings wat internasionaal gemaak is en die gevoel van die Suid-Afrikaanse amateur oor hierdie saak. OKOSA het aangedui dat hulle die saak openbaar moet maak en komentaar van alle belangstellende partye moet inwin, en dat hulle aanbevelings nie slegs op die SARL se aanbevelings gebaseer kan word nie. Die SARL-afvaardiging het 'n proses voorgestel en ons dienste aangebied; OKOSA het die aanbod aanvaar.

OKASA het gesê hulle is nie seker van die status van die wysigings wat reeds ingedien is nie, maar dat hulle opvolgwerk sal doen. Die SARL sal oor 'n week navraag doen.

Die nuwe kostestruktuur is geopper; OKOSA het die uitleg van die kostes verduidelik en genoem dat dit onmiddelik in werking tree.

OKOSA het aangedui dat hulle die weeklikse SARL bulletins ontvang en dat dit van waarde vir hulle is. Hulle het gevra dat die diens aanhou.

Die volledige verslag sal op die SARL webwerf verskyn.

SARL LIDMAATSKAP

Graham ZS6GJH het aan SARLNuus gesê dat die ledetal van die SARL teen 'n bestendige pas groei en dat die Raad al die opbetaalde lede bedank vir hulle

ondersteuning. Aan al die Amateurs daar buite wat nog nie hulle lidmaatskap betaal het nie, doen die regte ding, ondersteun die Liga en kom ons beweeg vorentoe met ons stokperdjie.

EERSTE WENNER VAN AFSLAGBEWYS

SARLnuus kondig met genoë aan die eerste van die maandelikse wenners trekkings wat by die SARL Opedag op 2 Augustus by die NARS gehou is. Dit is vir 'n 10% afslagbewys van Multisource vir items wat by Multisource aangekoop word. Baie geluk aan John Ingram ZS6HK. John, die SARL-kantoor sal jou kontak om die afslagbewys aan jou te oorhandig..

SARL BESPAAR KOSTES

Vandat telekonferensie aanvaar is as die Raad se voorkeurmetode van vergaderings hou, kan ons met genoë verslag lewer van die besparings. Die eerste marathon telekonferesieraadsvergadering het 3½ uur geduur, daar was sewe raadslede by die NARS en sewe op telekonferesieskakels. Ons het deur die hele agenda gewerk, en buiten vir 'n paar tegniese probleme aan die begin het alles vloot verloop. Die aanvaarding van hierdie proses het ons toegelaat om meer gereeld te vergader teen aansienlike laer onkostes.

Die totale onkoste van die eerste telekonferesie beloop R843,26 vir die oproepe, in vergelyking met die tradisionele metode wat in die omgewing van R8 000 na R9 000 sou kos. Dit is 'n besparing van ongeveer R7 000.00 per vergadering. Dit is die Raad se voorneme om telekonferensie as voorkeurvergaderingsmetode te gebruik. Daar word wel beplan om al die raadslede bymekaar te bring vir 'n middeltermyn strategie- en beplanningsessie. Aan die span wat hierdie benadering by die AJV en SAV aanbeveel het, baie geluk....dit werk!

INTEKNET KYK NA VROUE IN AMATEURRADIO

Sluit Sondagaand 10 Augustus om 20:00 SAT by die INTEGNET aan vir 'n bespreking oor Vroue in Amateurradio. Klubs en takke word genooi om by die netwerk aan te sluit deur hulle herhalers te koppel. Stuur besonderhede van die telefoonnommer wat gebruik gaan word vir die telefoonkonferensie voor 12:00 vandag aan armi@sarl.org.za. Sluit aan by die bespreking op 'n herhaler naby jou of op 3718 kHz.

GELUKWENSE

Dit is onder SARLNuus se aandag gebring dat Andrew Roos ZS1AN en Stacy Hobbs ZR1SC gister, 9 Augustus, getroud is. Ons wens die gelukkige paartjie alles van die beste toe.

KLUBNUUS

Lede van die Bloemfontein Radioamateurklub gaan op Saterdag 16 Augustus kommunikasie verskaf vir die 22ste bergtydren wat in die Barkly-Oos, Lady Grey en Aliwal-Noord omgewings gehou word.

Op Saterdag 16 Augustus bied die Oakdale ARK weer 'n opedag aan, met die doel om interaksie tussen die verskeie klubs en amateurs in die Wes-Kaap te bevoorder. Die opedag begin om 11:00 en word in die hoofontspanningslokaal by Oakdale gehou, so dit sal onderdak wees. Dit sluit die braaiarea in, vir die wat nie 'n middagete van die voledige spyskaart wil kies nie. Tafels vir die vlooimark sal op 'n eerste kom, eerste gehelp basis geskied. Daar sal ook 'n verskeidenheid statiese en werkende uitstallings van radioamateurtoerusting wees. 'n Kontantkroeg sal beskikbaar wees.

Tydens die Algemene Jaarvegadering van die Noord-Wes Amateurradioklub wat op 2 Augustus 2003 gehou was, is die volgende lede verkies om vir die komende jaar op die komitee te dien:

Voorsitter Chris Richter ZR6CTR; Vise-voorsitter Johan Moolman ZS6AWL; Sekretaris Belinda Richter ZR6BDR; Tesourier Willie Jones ZR6WHJ; Sosiaal Carel Wentzel ZS6CFW; Tegnies/BBS Rudolf Nagel ZR6JRN

Baie dankie aan die uitgaande komitee en sterkte vir die nuwe komitee vir die jaar wat voorlê.

DATUMS OM TE ONTHOU

Sondag 10 Augustus: Hamnet Bulletin om 16:30 SAT op 10,130 en 7,070 MHz; Sondag 10 Augustus: Spesiale Vrouedag Integnet om 20:00 SAT. 16 - 17 Augustus: Die Internasionale Ligtoring- en Ligskipnaweek, inligting is op die SARL webwerf by www.sarl.org.za beskikbaar. 18 Augustus: Sluitingsdatum vir logstate vir die 2003 SARL HF foonkompetisie. Stuur dit per e-pos aan contests@sarl.org.za of per pos na die NARS. 31 Augustus 2003 HF Gelykgolfgompetisie

Dit bring ons dan aan die einde van hierdie bulletin wat saamgestel is deur Dennis ZS4BS en gelees is deur …….. vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

Die SARL nooi u ook om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 17 815, 9 750 en 7 082 kHz en 145,625 MHz in die Oos Londen-, 145,650 in die Durban-, 145,750 MHz in die Pretoria- en 438,800 MHz in die Sandtongebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

U het geluister na ZS6SRL, dankie dat u by ons aangesluit het. Baie dankie aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u 'n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX